# PSALM 70

Red my, o God, en help my gou
dat ek die le - we kan be - hou.
Dié wat die dood se strik - ke span,
laat hul - le strik - ke húl - le vang.

2.

Wil U hul op die vlug laat slaan,

laat hul beskaamd van my af gaan.

Sorg dat hul wat my spot, o Heer,

verleë t'rug in skaamte keer.

3.
Laat wie U soek, Heer, telkemaal

hul blydskap in u Naam herhaal.

Laat hulle altyd bly bely:

Die Heer is groot! Hoe groot is Hy!

4.

Ek, hulpeloos, hoor my gebed,

ek, arme mens, vra: "Here red.

Vertoef nie, Here, maar kom nou,

kom sonder talm of wag, kom gou."